Selfbeskikking Deel 5

Op versoek, hier volg die skakels van 4 vorige skrywes:

Deel 1: https://www.facebook.com/sewe.gemeentes/posts/1034829070031761
Deel 2: https://www.facebook.com/search/top/?q=self%20beskikking%20deel%202
Deel 3: https://www.facebook.com/sewe.gemeentes/posts/1056278131220188
Deel 4: https://www.facebook.com/search/top/?q=selfbeskikking%20deel%204

Befondsing

Dit is nou al 'n geruime tyd dat ek weet ek moet hierdie laaste Deel skryf. Elke keer as ek wil begin dan is dit asof ek 'n blok kry wat se NEE. Dit was al asof daar eers iets moet gebeur. Iets wat ons mense tot hul sinne sal bring.

Wel, dit het gebeur. Ons eie 9/11 het op 15 November gebeur. Ons mense se toekoms is finaal weg geneem. Dit is nou asof daar 'n wolk gelig het en die "NEE" het verander in "JA", so ek gaan dit vir julle uitle.

Wat ek uit baie jare se besigheids ondervinding geleer het, is dat niks kan gebeur sonder fondse nie. Die beste idees is dood sonder die middele om dit te bereik. Dit is ongelukkig so.

Ek het in Deel 4 melding gemaak van Die Kantoor van Befondsing. Hierdie Kantoor moet die befondsing en fondse bestuur. Kom ons noem dit die Fiskale seksie. Hierdie Kantoor moet onder uiterste streng toesig en audit wees, sodat geen sent misbruik of gesteel kan word vir eie gewin nie. Nee, elke sent moet gaan vir slegs een doel, die daarstelling van ons eie Selfbeskikking gebied en hervestiging van ons mense.

Ek het gesels met n paar buitelandse mense om hulle te pols oor hulp. Almal het dieselfde siening gehad, naamlik dat ons eers aan hulle moet bewys dat ons ernstig is en bereid is om die eerste paar tree te gee. Maw, ons moet nie verwag dat ons heerlik kan sit en niks doen en verwag dat hulle alles vir ons moet doen nie. Dit het baie duidelik deurgekom.

So wat dan nou?

Daar is 4 verskillende opsies hoe om befonsing te verkry:

1) Selfbefondsing. Hierdie is die eerste tree op die pad na Selfbeskikking. Ons sal self die proses moet begin.

   Wil ek julle geld he? Laat ek sommer nou hierdie gedagte in die kiem smoor. Nee en nogmaals nee. Dit is hoekom geen enkele persoon hierdie fondse sal beheer nie. Ek wil nie eers persoonlik

hiermee betrokke wees nie. Ek verstaan dat mense skepties kan wees, want daar is soveel bedrog.

Daar is baie werk wat gedoen moet word. Ek is van mening dat baie werk alreeds gedoen is, maar verspreid tussen partye en groepe. Dit is hoekom ek met sulke leiers gesels. Sou ons al hierdie navorsings verslae ens bymekaar kan kry, kan ons jare se werk spaar. Daar moet dus kundige persone aangestel word om hierdie taak te verrig.

Daar sal ook ‘n Beplanner moet wees wat se doel sal wees om saam met ‘n Grondwetlike Kenner, ‘n gepaste gebied te beplaal, wat aan die verseistes voldoen soos in vorige Dele bespreek.

Dus moet daar‘n Grondwet Kenner wees wat seker maak dat alles wat gedoen word binne die Internasionale reg is.

Hierdie is dus die eerste 3persone of Kantore wat gestig moet word. Daar sal kostes aan verbonde wees wat gedek moet word

Ek sal sover moontlik poog om die tyd van hierdie mense pro-bona te kry, maar selfs al slaag ek daarin, is daar ander kostes soos reis, verblyf ens. Ons moet wel ingedagte hou dat terwyl ons werk en salaris verdien, moet hierdie mense ook kos op die tafel kan sit.

Terwyl sulke werk aan die gang is, wat ek glo nie baie lank sal wees nie, moet daar begin onderhandel moet word met besighede, nywerhede, fabrieke ens om ‘n Onderneming van Verstandhouding op die tafel te plaas. Sou alles volgens plan verloop, onderneem hulle om wel besighede in die nuwe gebied te hervestig of ten minste addisionele uitbreidings te vestig. Dit meen dan ‘n verdere Kantoor.

Ek hoop julle sien hoe groot hierdie onderneming is.

Ons moet dan begin met verskuiwing van mense. Hier moet ons dan kyk na hospitale, skole, kerke, ouetehuise ens. Op hierdie stadium glo ek sal ons fondse styg en op sekere stadium ander opsies soos onder genoem, intree.

Om hierdie te begin voel ek die volgende minimum kriteria van toepassing nodig sal wees. Dat daar ten minste 2 000 bydraende persone moet wees wie R150 of meer pm sal bydra. Hierdie moet ‘n vaste onderneming wees. Dit moet so vinnig as moontlik styg na 200 000 lede.

Hier wil ek geen misverstand he nie. Geen fondse sal enigsins ontvang word alvorens daar nie ‘n bevestiging is van die 2 000 bydraers nie.

Ek het hierdie aan ‘n paar persone genoem en dadelik was daar offers om te begin bydra. Dit is egter nie aanvaarbaar nie. ‘n 100 of selfs ‘n 1 000 skenkers sal nie genoeg wees nie en sal hierdie hele roeteplan dan misluk. Dus, geen gelde word geskenk voordat ons ‘n kans het om te slaag nie.

Daar is nog baie wat hier genoem kan word, maar eers genoeg.

Laaste versoek. Moet asseblief nie hierdie lees en in desperaatheid en emosionele gemoedstoestand onderneem om by te dra nie. Dit moet rasioneel wees, want elkeen wat bele, bele in die toekoms van julle verdere nageslagte.

2) Nywerhede, fabrieke, tegnologie ens. Sodra 1) aan die gang is, word hierdie opsie begin. Met die vestiging van hierdie besighede, word daar werk geskep. Daar sal dan privaat besighede rondom hierdie gebied begin. Daar ontstaan nou vraag en aanbod beginsel wat bevredig moet word. Soos personeel se finansies verbeter, so verkry hulle lenings en bou eie wonings. Dan begin alles uitbrei en begin net groei. Sodra mense sien dat daar ‘n toekoms is, sal hulle vanself begin verhuis. Dan ontstaan ‘n 2de gebied en dinge begin hulself dryf.

3) Finansiele instansies. Ons voorouers was teen die grond en in armoede verval. Daar is toe besluit op ‘n manier van opheffing. Ek wil dieselfde voorstel. Kom ons stig weer ons eie Bank soos Volkskas, Mediese Skema, Lewens Versekering soos SANLAM en Kort Termyn soos SATAM. Ons behou wat ons het met huidige instansies, maar alle nuwe besigheid word dan by hierdie 4 instansies geplaas.

4) Internasional Hulp. Wanneer die buiteland sien ons is ernstig, sal hulle help. Hetsy deur skenkings en beleggings.

Dit is die roeteplan.

Ek verstaan dat ons mense nie nou kan trek nie. Ons kan wel doen soos Israel en die Muslims. Terwyl ons hier in SA werk kan ons fonse “Huistoe” stuur. Ons begin bele in ons toekoms en ons nageslag.

Ek wil weereens beklemtoon, daar is nog geen bank rekening vir befondsing nie. Daar is wel ‘n persoon wat bereid is om die proses van voornemende bydraers te behartig. Sou ons mense bereid wees hiertoe, sal ek sy skakel plaas. Anders loop alles dood.

Soos die Jode, terwyl hulle so verdruk was, wat se hoop uitgespreek is met “Sien jou volgende jaar in Jerusalem”’ net so moet ons se “Sien jou volgende jaar in Kaapland”.

Sou ons besluit om te begin wil ek se, dit gaan nie maklik wees nie. Wat ek wel weet is ons voorouers is oor die Drakensberge, soms kaalvoet. Ons kan ook oor ons eie “Drakensberg” kom. Daardie bloed vloei nog steeds deur ons are.

Vir die wie altyd se daar word net gepraat maar niks gedoen; wel daardie stelling is nou tot niet. Onthou, ‘n leier sonder ondersteuners lei net hom/haarself.

Die datum wat ek in my gedagte vir Selfbeskikking het is 16 Desember 2025.

Ek sluit af. Iemand het onlangs die volgende gese. Ons is soos ‘n klomp dassies. Die dassie le so heerlik in die son en bak dit terwyl ‘n valk bo hom sweef. Word dit nag is die dassie bly want hy het nog ‘n dag oorleef. Maar more is dit daardie dassie se beurt en slaan die valk sy kloue diep in. Dan is die ander dassies bly om net dalk nog ‘n dag te oorleef het. Dit terwyl dieselfde valk nog steeds daar is en more is dit weer een van hulle wie nie die nag gaan sien nie.

Is dit hoe ons vir ons en ons kinders wil leef?

Dit is nou in julle hande. Daar is geen verskonings meer nie. Julle het gevra vir ‘n plan. Ek het dit in 5 dele uiteen gesit.

Of ons gee eerste tree na oorlewing of ons gaan sit en blameer alles en almal om ons. Ek hoop julle neem die regte besluit.